



# Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika

# Gemeente Ebenhaeser

# 1937 - 1987







Vergadering v.d. Ring. Kom. 26 Junie 1937. 11 v.m. op Stroomwater

Distrik Waterberg

Teenwoordig Ds. C.H. Rautenbach, Ds. W.J. Kemp. ouderl. P.G. Kaltz

Ds. Rautenbach open die vergadering deur te sing van Ps. 68:10

Lees Hand. 10:25 en gebed.

Hy spreek na aanleiding van Hand. 10:32.

Open die vergadering en deel mee die doel v.d. vergadering.

Die Skriba lees die verskillende besluite oor die stigting van 'n Gemeente in Waterberg Noord, beide die Kerkraadsbesluit van Waterberg en die Besluit van die Rings-vergadering.

Die Hoogeerw. Voorsitter gee geleentheid vir vrae en verduideliking van die saak.

„Die Kerkraad besluit om by die Ring aan te beveel dat die twee wyke Zoutpan en Palala afgestig word as selfstandige Gemeente; en ag dit wenslik dat die nuwe te stigte Gemeente met Waterberg in kombinasie is.

Die Gemeente Waterberg behou alle eiendomme en alle skulde. Die te stigte Gemeente sal £80 per jaar bydra vir die predikant-salaris. Sien verder notule Kerkraad Waterberg 15/1/37 en 2/4/37.

Lyn: tussen Waterberg en nuwe gemeente sal wees Groenvlei 51, Rietvlei 285; Halmaniesdraai 24, Gemsbokfontein 225; Bulgerivier 252, Hooifontein 225; Voetpaddrift 253, Hahnanies Rivier 284, dan met reguit lyn na Voorslandfontein, dan reguit lyn na Derdekraal dan met 'n reguit lyn na Frisgewaagd.

Br. Pretorius - Diaken stel voor om die Gemeente te stig soos versoek deur Kerkraad van Waterberg en soos hierbo uiteengesit. Alg. aangeneem. Ds.

Br. J. Beyer stel voor Ebenhaeser, Sr. Diaken sekondeer. Alg. aangeneem.

Oud. P.G. Kaltz wens ook die gemeente geluk met die stigting

Notule van die vergadering van die Kommissie van die Ring van Rustenburg gehou op 26 Junie 1937 waartydens die stigting van die Gemeente Ebenhaeser goedgekeur is.





# VOORWOORD

Vyftig jaar is 'n lang tyd, inderdaad 'n leeftyd in die lewensloop van 'n mens. In die bestaan van 'n kerk is dit egter net 'n moment omdat dit waarmee die kerk van Jesus Christus hom besig hou ewigheidswaarde het en nie deur tyd bepaal of begrens word nie. Vir sekere mense is dit beskore om stigters en pioniers te wees, vir ander om langs die lewensweg hulle bydrae te lewer en medereisigers te wees. Vir enkeles word dit gegun om die tydspan van 50 jaar te oorleef en lewende getuies te wees van hoe gebeure mekaar opgevolg het. Die gemeente Ebenhaeser is nie 'n uitsondering nie. Ons huldig met hierdie blad die stigters van hierdie gemeente op 26 Junie 1937. Dit was 'n geloofsdaad.

Ons betuig innige dank en waardering teenoor leraars, kerkraad, susters, jeug, kategete en katkisante — almal wat 'n bydrae gelewer het tot die groei en bloei van hierdie gemeente sedert die stigting tot vandag.

Die geskiedenis van hierdie gemeente lees soos 'n sprokie waarin die liefde en genade van God soos 'n goue draad sigbaar is.

Die ongenaakbare klimaat en wisselvalligheid van die natuur het die Bosvelders gelouter en getemper tot groter geloof en daadkrag. Hulle afhanklikheid van God word in talle besluite weerspieël. Dit staan egter vas dat terwyl die gemeente beplan, gewoeker en gewerk het, het God die wasdom gegee.

Aan Hom wat is en was en tot in ewigheid sal wees, bring ons dank en hulde in hierdie feesjaar, want beteken Ebenhaeser dan nie: "tot nou toe het die Here ons gehelp". (1 Sam. 7:12).

**OUDERLING : KOOS PRINSLOO**
**REDAKTEUR**



# Boodskap van Prof. Dr. J P Oberholzer, Voorsitter van die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering.

Dit is 'n groot voorreg om die predikant, kerkraad en gemeente geluk te wens met hierdie viering. Oor die halfeeu wat verby is, het die Nederduitsch Hervormde Kerk baie ervaar en baie seëninge ontvang. Hierin het die gemeente Ebenhaeser gedeel.

Dit is vandag moeilik denkbaar dat lidmate van die kerk wat in daardie gemeente gevestig is, vir soveel jare hulle kerklike voorregte op Nylstroom moes geniet. Dit veral wanneer 'n mens die onbarmhartige klimaatstoestande en die groot afstande in ag neem en dan dink aan die vervoermiddels van vroeër. Dit sê baie vir die volharding van gelowiges dat hulle ten spyte van omstandighede voortgegaan het met offervaardigheid en met diens.

Die gemeente het in die vyftig jaar van sy bestaan baie ontvang en baie beleef. Saam met u dink ek aan voorgangers en lidmate van vroeër wie se nagedagtenis ons in ere wil hou, en dank ons God vir sy barmhartigheid en sy genade wat so ryklik ook in hierdie vyftig jaar sigbaar is. Mag ons goeie Vader sy seënende hand oor u almal hou.

**J P OBERHOLZER**



***Prof. dr. J P Oberholzer***

## Boodskap van Dr. Hannes Beukes, Voorsitter van die Kommissie van die Ring van Waterberg.

# VYFTIG JAAR VAN KERKWEES

EBENHAESER — TOT NOU TOE HET DIE HERE ONS GEHELP.

Kyk 'n mens terug oor die vyftig jaar van bestaan van hierdie gemeente, moet 'n mens erken dat die naamgewers van ouds die regte naam gekies het, want tot nou toe hét die Here gehelp. Van 'n skrale 160 lidmate waarmee daar in 1937 van die gemeente Waterberg afgestig is, het Ebenhaeser gegroei tot die grootste gemeente in die Ring van Waterberg met nagenoeg een en 'n half duisend lidmate. Dat Ebenhaeser behoorlik kerkhou, kan seker afgelei word uit die feit dat twee kerkgeboue reeds "opgebruik" is en dat daar tans 'n kombinasiereus verrys het wat voorsiening maak vir 1 100 kerkgangers. Dit is nie net 'n prestasie dat die eerste kerkgebou kontant gebou is vir sesduisend tweehonderd vyf en sestig pond en sewe sjielings nie, maar ook dat die huidige kompleks van oor 'n halfmiljoen rand reeds ver oor halfpad betaal is.

Omdat gelukwensing nie altyd van pas is in die kerk nie, maar danksegging wel, wil ek namens die Ring van Waterberg, saam met u, God dank vir sy seëninge die afgelope vyf dekades. Soos Paulus dankbaar is saam met die Tessalonisense, wil ek ook met sy woorde volstaan: "Ons dank God altyd vir julle almal wanneer ons in ons gebede aan julle dink. Sonder ophou bring ons dan voor God ons Vader in herinnering die werk van julle geloof, die inspanning van julle liefde en die volharding van julle hoop op ons Here Jesus Christus."

Sterkte en seën word u toegebid vir die volgende halfeeu.

**DR. HANNES BEUKES**
**VOORSITTER RING VAN WATERBERG**



*Dr. Hannes Beukes*



# Uit die gemeente . . .

## UIT DIE KERKRAAD

Sedert die stigting van die gemeente EBENHAESER op 26 Junie 1937 het daar tot vandag toe 'n geweldige groei plaasgevind. Met afstigting was daar 'n sieletal van ongeveer 160. Teen die helfte van die jaar 1987 kom die lidmatetal op meer as 1 500 te staan.

Met afstigting het die kerkraad uit 10 lede bestaan. Op 26 Junie 1987 was daar ruimte vir 103 ouderlinge en diakens indien die ampte volledig gevul sou wees.

Die gemeente Ebenhaeser, met 'n kerklik baie konserwatiewe milieu, het in Augustus 1986 die eerste twee vroue as diakens verkies. Mevv. Hannetjie Minnaar en Annette Engelbrecht is teen die einde van dieselfde maand in die amp bevestig.

In 1938 het die kerkraad die eerste begroting vir die gemeente opgestel. Dit het 'n bedrag van £152-00-00 beloop. Die totale inkomste van 1986 het meer as R224 000-00 beloop.

In Augustus 1950 word die nuwe kerkgebou vir £6 000-00-00 verseker, terwyl die kosprys van die kergebou wat op 18 Junie 1983 ingebruik geneem is, ietwat meer as R550 000-00 beloop.

In Julie 1955 is die eerste finansiële komitee verkies. In 1987 funksioneer die finansiële komitee met 9 bekwame lede wat oor die dienste van 'n voltydse sekretaresse beskik.

Die groei van die gemeente Ebenhaeser oor die afgelope 50 jaar was merkwaardig. Wat egter meer treffend is, is dat die seënende hand van ons hemelse Vader duidelik sigbaar was in al die werksaamhede van die gemeente. Die kerkraad is diep dankbaar dat daar nie alleen net groei op die stoflike gebied was nie, maar dat die geloofslewe van die lidmate nog steeds getuig van 'n vaste vertroue in Jesus Christus, die Hoof en Heer van die Kerk. Ons is dankbaar dat Ebenhaeser nog steeds kerk van Jesus Christus in die wêreld is.



# UIT DIE OUDERLINGVERGADERING

Die Ouderlingvergadering is 'n samekoms van die ouderlinge van die gemeente. Dit is 'n gespreksforum of werkskomitee wat geleentheid aan elke lid bied om 'n bydrae te lewer of om aan die gesprek deel te neem.

Hierdie vergadering het 'n beraadslagende sowel as 'n adviserende funksie maar het kerkregtelik nie die bevoegdheid om besluite te neem wat die kerkraad en gemeente sal bind nie. Die Ouderlingvergadering kies uit eie geledere 'n voorsitter en vergader minstens vier keer per jaar, gewoonlik op 'n Sondag na erediens. Die sakelys bevat in die reël 'n tema wat deur die predikant ingelei en dan indringend bespreek word. Aktuele sake word na die Kerkraadsvergadering verwys vir besluitneming of bekragtiging.

Voorts is die aksies daarop ingestel om steun te verleen aan die predikant asook om mekaar beter toe te rus vir die taak van opsig en toesig.

In ons gemeente is 'n Ouderlingsvergadering 'n gevestigde praktyk wat op sy besondere terrein waardevolle dienste lewer.

As ons terugkyk oor 'n tydperk van vyf dekades dank ons die Heer van die Kerk vir sy liefde en genade aan ons gemeente.

**OUDERLING KOOS PRINSLOO**
**VOORSITTER**



# UIT DIE DIAKENSVERGADERING

Die Diakonie is die vergadering van die diakens van die gemeente. Die vergadering handel met die stoflike behoeftes, verkryging van fondse, die versorging van minderbevoorregtes, en gemeentelede wat in nood verkeer.

Uit eie geledere word 'n voorsitter en sekretaris verkies. Die diakonie vergader vier keer per jaar, gewoonlik op 'n Sondag na die erediens. Spoedeisende sake word deur die dagbestuur hanteer en afgehandel.

Die diakonie is diep dankbaar teenoor ons Hemelse Vader vir die voorspoed wat die gemeente Ebenhaeser, ook op stoflike gebied, gedurende die vyftig jaar kon beleef. Ons innige bede is dat die toekoms van die gemeente Ebenhaeser mooi sal wees en dat ons Hemelse Vader sy seëninge aan ons sal gee.

**DIAKEN: JOHAN VAN DER MERWE**
**VOORSITTER : DIAKENSVERGADERING**



# VAN DIE KATEGESE

Die kategese was sedert die beginjare van die gemeente Ebenhaeser deel van die gemeente. Soos 'n goue draad is die werk van die kategese as verkondigingsgestalte, in die geskiedenis van Ebenhaeser, sigbaar.

Waar ons na vyftig jaar van gemeente-van-Jesus-Christus-wees, terugkyk op 'n baie geseënde pad, dank ons ons hemelse Vader vir sy seëninge oor sy kerk. Ons dank Hom vir kategete en katkisante wat Hy gegee het. Ons dank Hom vir die leiding van sy Gees sodat die kategetiese werksaamhede in diens van Jesus Christus kon wees.

Ons bede is dat die Here ons God die gemeente Ebenhaeser, Die Nederduitsch Hervormde Kerk en die kerk van Christus oor die wêreld heen sal seën deur krag te gee sodat Jesus Christus steeds as Heer en Koning gedien en verheerlik sal word.

**OUDERLING : BRAAM GROBBELAAR**
**KATEGESE HOOF**

# VAN DIE N.H.S.V.

Gedurende Oktober 1953 word besluit om 'n N H S V-tak in die gemeente te stig. Dit word 'n werklikheid in Januarie 1954.

Lidmaatskapgeld van 5/- per lid word gehef.

**Eerste bestuur:**

| | | |
|---|---|---|
| Voorsitter | Wyle | Mev. Hennie Pretorius |
| Sekretaris | Wyle | Mev. Miemie Swart |
| Vise Sekretaris | | Mev. Heila Fourie |
| Tesourier | | Mev. Marie Pretorius |
| Addisionele Lede | | Mev. H Rossouw |
| | Wyle | Mev. H van der Merwe |
| | | Mev. H du Toit |

Eerste fondsinsameling vir N H S V was £7-4-6.

In 1957 word mev. Engelbrecht, eerste predikantsvrou van die gemeente, die voorsitster. Die ander predikantsvroue sou in die daaropvolgende jare ook, net soos mev. Engelbrecht, die leiding in die N H S V neem.

Projekte wat deur N H S V aangepak is en suksesvol deurgevoer is, was gordyne vir pastorie, omheining van pastorie, armsorg in die gemeente, bydraes aan Oue Tehuise van ons kerk, orrelfonds asook matte vir die kerk.

Fondsinsameling om projekte aan te pak is op die volgende wyses gedoen: Spyseniering van funksies soos troues, verversings na voorbereidingsdienste, filmvertonings, môremark, koeksisters, kerkbasaar, verversings by veeveilings.

Soos die lidmatetal gegroei het, het die werksaamhede van die N H S V ook gegroei, groter funksies is gereël en ruimer donasies is gemaak. 'n Hoogtepunt was sekerlik tydens die ingebruikneming van die nuwe kerk, met sy nuwe orrel. Die orrel van R53 000 is in sy geheel deur die N H S V aangekoop. Hulp was ook verleen aan die kerkraad in moeilike ekonomiese tye.

As teruggekyk word oor 50 jaar van die gemeente Ebenhaeser, kan die N H S V met dankbaarheid sê dat ons getrou was aan ons leuse van "WEES 'N SEËN". Ons dank die Almagtige Vader vir krag wat Hy geskenk het sodat ons met ywer kon werk.



***N H S V BESTUUR 1987***

***Voor, v.l.n.r.: K Esterhuizen, M Pretorius, F Swanepoel, M Engelbrecht.***
***Agter, v.l.n.r.: M Pretorius, K Fourie, E Bezuidenhout, S Deysel.***

# HISTORIESE OORSIG : EBENHAESER

**26 JUNIE 1937**

DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE EBENHAESER is op 26 Junie 1937 te Hoornbosch gestig. Die vergadering van die kommissie van die Ring van Rustenburg was gelei deur dr. C H Rautenbach.

**Eerste kerkraad:** Benewens ouderling H C Pretorius en diaken P T v S Pretorius wat in die ampte was tydens afstigting, is die eerste kerkraad as volg saamgestel:

**Ouderlinge:** A Nortje, F R Beyer, J Kruger, A Maherry
**Diakens:** C Brits, J Horn, G Sauer, P Nagel
**Skriba/Kassier:** J G Beyer
**Koster:** G Breedt
**Kerkplek:** Hoornbosch

**AUGUSTUS 1937**

'n Sinkgebou word vir £43-00-00 gekoop om as kerkgebou te dien.



***Die eerste (sink) kerk.***

**OKTOBER 1937**

Die kerkplek word verskuif na Grootfontein.

**Eie Grond:** 4 morge geskenk deur G Breedt en broers, 63 3/5 morg gekoop van P Erasmus vir £63-12-00. Boufonds word gestig: Januarie 1938. Eerste begroting opgestel vir 1938 was £152-00-00. Eerste superintendent van Sondagskool: G C Kemp van Soutpan.

**1 OKTOBER 1938**

Broer Koos Pretorius gekies as koster na bedanking van G Breedt.

**19 OKTOBER 1939**

Eerste Basaarkomitee word gekies.

**JANUARIE 1940**

Besluit om sinkgebou te verskuif na kerkgrond te Waterkloof — dit word gedoen.

**OKTOBER 1940**

Gemeente vergader op hulle eie terrein.

**APRIL 1942**

Daar word 'n rondawel opgerig en gemeubileer vir gebruik deur die predikant op besoek, wat tot hiertoe in die konsistorie tuis was. Behoeftige studentefonds word in April 1942 in die gemeente gestig — eerste bedrag geïn was: £6-4-00.

**JULIE 1943**

Die boufonds beloop reeds £285-00-00.

**JANUARIE 1944**

Kerk genader vir grond vir 'n sentrale skool. Waterberg het 1 008 lidmate, Koedoesrand 328, Ebenhaeser 231, Naboomspruit 120 en Rust-der-Winter 79 — hiervolgens kan die gebiede deur kombinasie 'n tweede voltydse predikant beroep.

**12 NOVEMBER 1944**

Afrikaanse Psalm-Gesangeboek in gebruik geneem.

**MAART 1946**

Lidmatetal 273, sieletal 555.

**JUNIE 1946**

Ds. W J Kemp aanvaar 'n beroep na Noord-Westelike Pretoria. As Skriba/Kassier word verkies P W Botes onderwyser van die plaaslike skool.

**JUNIE 1946**

Boufonds: £850-00-00.

**19 OKTOBER 1946**

Ds. W J Kemp oorhandig aan die Konsulent van die gemeente, ds. G C Coetzee van Potgietersrus.

**JANUARIE 1947**

Moontlike kombinasie met Koedoesrand.

**APRIL 1947**

£1 000-00-00 boufonds belê by Volkskas. Ds. W J Kemp weer benoem as eerste konsulent van die gemeente.

**AUGUSTUS 1947**

Amptelike kwitansieboeke word in gebruik geneem. Boufonds nou £1 500-00-00.

**APRIL 1948**

Ds. D B Snyman van Waterberg doen die bearbeiding in die gemeente.

**JANUARIE 1948**

Kerkraad besluit dat kerkgrond NIE tot dorpsgebied verklaar word nie.

**APRIL 1948**

Aansoek by Waterberg vir 14 dae verlof vir ds. D B Snyman om huisbesoek te doen — dit word geweier. Ds. Snyman neem sy vakansieverlof en doen huisbesoek.

**JULIE 1948**

Word besluit om met bou van kerk te begin. Boukommissie: H C Pretorius, J J Nortjé, J L Nortjé, A Maherry en P B Swart word gekoöpteer.



***L.n.R.: Ouderlinge P van Jaarsveld, H C Pretorius, ds. W J Kemp, ouderling J J Nortjé voor die konsistorie van die "sink"-kerk.***

**JANUARIE 1949**

Word besluit om kerkgebou te bou op plan van Koedoesrand. Argitek ontvang £100-00-00 vir sy dienste.

**APRIL 1949**

Volledige watervoorsiening: 2-duim-pype, watertenk en enjin, word opgerig. Koste: £245-00-00.

**OKTOBER 1949**

Drie tenders ontvang vir bou van kerk:
(a) Mnr. Willers £7 700-00-00
(b) Mnr. Muller en Jacobs £7 500-00-00
(c) Mnr. Boshoff £5 800-00-00

Kan lening van Ou Mutual kry vir £4 000-00-00, mits gemeente £2 000-00-00 het — wat hulle wel het. Kerkraad wil egter nie so 'n groot skuld aangaan nie. Word besluit om tenders vir materiaal te kry en self te bou onder 'n voorman.

**NOVEMBER 1949**

Boukoste, om self te bou sal £4 380-00-00 wees. Tenders is gevra vir die bou, met voorsiening van alle materiaal deur die gemeente — die tender van mnr. Groesbeeck vir £1 725-00-00 word aanvaar (Januarie 1950).

**JANUARIE 1950**

Susters sal sorg vir preekstoel, koste £157-10-00.

**AUGUSTUS 1950**

'n Statebybel word deur oom Flippie Roets geskenk.

**APRIL 1950**

Kerkgebou vensterbank-hoogte. Hoeksteen vir nuwe kerkgebou word geskenk deur ouderling H C Pretorius en familie.

**APRIL 1950**

Voorlopige reëlings vir inwyding word getref. Hoeksteenlegging ds. W J Kemp, Inwydingsrede drs. Engelbrecht en Rautenbach, namens Algemene Kerkvergadering ds. A J G Oosthuizen.

**AUGUSTUS 1950**

Kerkgebou word verassureer vir £6 000-00-00. Finale reëlings vir inwyding. Hoeksteen ds. Kemp. Oopsluit van deur mev. ds. Snyman. Inwydingsrede professor dr. Engelbrecht. Namens Algemene Kerkvergadering ds. A J G Oosthuizen. Verteenwoordigers van susterkerke.

**2 EN 3 FEBRUARIE 1951**

Inwyding van nuwe kerkgebou.

**FEBRUARIE 1951**

Stel Nagmaaltafeldoeke word geskenk deur suster Sannie Pretorius.

**6 APRIL 1951**

Onderhandelinge met Koedoesrand oor moontlike kombinasie en beroep van predikant — Voorsitter tydens die geleentheid ds. S Vermooten.



***Die 1951 (wit) Kerk.***

**Besluit:** Koedoesrand dra 3/5 van die koste en Ebenhaeser 2/5, werkverdeling dieselfde.

**AUGUSTUS 1951**

Verkiesing van Skoolraadslid word op partypolitieke lyn bedryf, maar elke kerk sal 'n verteenwoordiger kry, mits kerke nie inmeng nie — Ds. D B Snyman word as kandidaat gestel.

**AUGUSTUS 1951**

Totale boukoste van kerkgebou was £6 265-7-00. Kombinasie met Koedoesrand word uitgestel vir ses maande om gemeente kans te gee om skuld te delg.

**JANUARIE 1952**

Slegs £600-00-00 skuld op kerkgebou, wanneer alle beloftes geïn is, sal dit £300-00-00 wees.

**JANUARIE 1952**

Word besluit om nie in kombinasie met Koedoesrand te gaan nie.

**JULIE 1952**

Dr. P J T Koekemoer die nuwe konsulent van die gemeente.

**APRIL 1953**

Eerste Ringsitting word te Ebenhaeser gehou.

**JANUARIE 1953**

Word besluit om te begin met 'n "Pastoriefonds" deur beeste daarvoor te kollekteer.

**APRIL 1953**

Nagmaaltafels word geskenk deur ouderling Duvenage. Nagmaalservies word geskenk deur ouderling P B Swart.

**JULIE 1953**

Ds. Heyneke as konsulent van gemeente benoem.



***'n Tent tydens 'n nagmaal.***



***Groep katkisante saam met Ds. N M Heyneke en twee ouderlinge.***

**OKTOBER 1953**

Kanselbybel word geskenk deur diaken P I Fourie. Stigting van 'n N H S V-tak.

**APRIL 1954**

Skriba vir Registrasie word gekies, diaken P I Fourie. Besluit om 'n orrel vir die kerk te koop.

**AUGUSTUS 1954**

£2 000-00-00 is ingesamel vir bou van pastorie — daar kan begin word met planne vir pastorie.

**JULIE 1955**

Verkiesing van eerste Finansiële Komitee.

**NOVEMBER 1955**

Tender vir die bou van 'n pastorie word aanvaar. £1 850-00-00 gemeente voorsien boumateriaal. Kerkdrag vir kerkraad — manel sover moontlik, maar nie verpligtend nie.

**JANUARIE 1956**

Hoeksteen van pastorie word geskenk deur ouderling H C Pretorius.

**APRIL 1956**

Hoeksteen van pastorie gelê deur ds. N M Heyneke. Daar word besluit om 'n eie predikant te beroep sodra die pastorie voltooi is.

**JUNIE 1956 RINSVERSLAG**

Ebenhaeser se bydrae per lidmaat, die hoogste in die Ring, naamlik £9-6-3.

**AUGUSTUS 1956**

'n Eie predikant word beroep naamlik ds. N M Heyneke, wat nie die beroep aanvaar nie. Ds. F J Engelbrecht word beroep en aanvaar.

**9 NOVEMBER 1956**

Ontvangs van ds. en mev. Engelbrecht.

**APRIL 1957**

Stemreg aan vroue-lidmate in die kerk, asook gesamentlike aansit by die Nagmaal. Omheining van pastorie geskenk deur N H S V, hekkie deur diaken J du Plessis.

**APRIL 1958**

Stigting van N H J V.

**JANUARIE 1959**

Kerk word te klein, moet begin dink aan boufonds vir 'n nuwe, groter kerk.

**JULIE 1959**

Instelling vir die hou van wyksbyeenkomste. Stigting van Interkerklike en Skakelkomitee. Matte in kerkgebou gelê — fondse deur N H S V ingesamel.

**SEPTEMBER 1959**

£145-00-00 bygedra tot die Professor Engelbrecht-biblioteek.

**JULIE 1960**

Orreliste ontvang £0-12-6 per speelbeurt.

**NOVEMBER 1960**

Besluit om 'n gemeente-motor aan te koop — Holdenstasiewa is aangekoop. Staande sing — lang uitgerekte storie !!!



**APRIL 1961**

Ringskommissie ondersoek na sit- en staande sing.

**AUGUSTUS 1962**

25-jarige bestaan van gemeente herdenk.

**JANUARIE 1963**

Heffing 18c per lidmaat!!

**JULIE 1964**

Ds. F J Engelbrecht aanvaar 'n beroep na die gemeente Sundra.

**AUGUSTUS 1964**

Ingebruikneming van nuwe orrel. Ds. L A Nel word beroep — en aanvaar.

**JUNIE 1967**

Ring van Waterberg kom tot stand — Ebenhaeser ressorteer onder die nuwe ring. Watervoorsiening word deur die Raad op Buitestedelike gebiede onderneem — maak gebruik van die kerk se installasies.

**JULIE 1967**

Ds. L A Nel aanvaar 'n beroep na Boksburg.

**DESEMBER 1967**

Na vierde beroep aanvaar proponent F G J Loots die beroep.

**AUGUSTUS 1969**

Skenking ontvang uit die boedel van wyle J P Booyse — 25 morg grond op die plaas Fancy, gesamentlik aan Ned. Herv., N.G., Gereformeerd en A.G.S.

**NOVEMBER 1969**

Kerkgebou te klein — begin met die installering van 'n galery op 'n staalkonstruksie.

**APRIL 1972**

Ds F G J Loots aanvaar beroep na Virginia.

**MEI 1972 — SEPTEMBER 1973**

Agtien predikante word beroep maar bedank.

**NOVEMBER 1973**

Proponent J P J Fourie word beroep — aanvaar. Elektriese kragaansluiting by Transvaalse Raad vir Buitestedelike gebiede.

**FEBRUARIE 1978**

Ds. Fourie aanvaar 'n beroep na Stilfontein.

**MAART 1978 TOT SEPTEMBER 1978**

Na sesde beroep aanvaar ds. L M P Swanepoel beroep.

**OKTOBER 1978**

Ingebruikneming van nuwe Psalm en Gesangboek.

**AUGUSTUS 1979**

Spesiale boufondsrekening word gestig — belegging by Kerkkantoor vir die oprigting van 'n nuwe kerk. Opknapping van kerkgebou — gemeente onderneem om in 'n spanpoging die opknapping te doen — 'n besparing van meer as R1 000-00.





**AUGUSTUS 1980**

Bou-beplanningskommissie word saamgestel om moontlikhede te ondersoek vir die bou van 'n nuwe kerk.

**OKTOBER 1980**

Bou-beplanningskommissie lewer verslag. Beveel aan: Kerkgebou met 650 sitplekke. Beraming R250 000-00. Finansieringsbronne moet ondersoek word. Aanbeveling moet aan gemeente voorgelê word.

**NOVEMBER 1980**

Predikant en Skriba kry volmag om verdere sake rakende die bouprojek te hanteer.

**APRIL 1981**

Ouderling J L Nortje 40 jaar ononderbroke diens as ouderling. Planne vir nuwe kerk goedgekeur. Sooispitfunksie word gereël vir Saterdag 2 Mei 1980.

**AUGUSTUS 1981**

Tenders aangevra vir bou van nuwe kerk — sluit op 7 September 1981.

**SEPTEMBER 1981**

Slegs een tender word ontvang vir R475 374-00, word weer aangevra. Die N H S V samel fondse in vir 'n orrel.

**OKTOBER 1981**

Tender aanvaar vir R379 786-00 deur JHJP-kontrakteurs.

**FEBRUARIE 1982**

Probleme met boukontrakteur, argitek beveel aan: Philandro Construction — aanvaar.

**APRIL 1982**

Hoeksteen van nuwe kerk geskenk deur H C Pretorius (G. Seun).

**FEBRUARIE 1983**

Gemeente-groei van so 'n aard dat die dienste van tweede predikant noodsaaklik word — moontlikheid van 'n emiritus-predikant sal ondersoek word.

**JUNIE 1983**

Nuwe kerkgebou word in gebruik geneem. Vorige predikante word by die geleentheid uitgenooi. Professor P S Dreyer word ook genooi. Onthulling van gedenksteen, ds. L M P Swanepoel. Oopsluit van deure mev. Frieda Swanepoel. Wydingserediens Prof. Dr. P S Dreyer. Gelukwense van buite instansies. Nagmaal di. F G J Loots, J P J Fourie. Dankdiens ds. L A Nel.



***Die 1983 (nuwe) Kerk.***

**MAART 1984**

Lugversorger word in kerk aangebring.

**JUNIE 1984**

Nuwe vertaling van die Bybel in gebruik geneem.

**JANUARIE 1985**

Besluit om 'n tweede standplaas te skep. Ds. D Z du Plessis word beroep — aanvaar.

**FEBRUARIE 1985**

Ds. D Z du Plessis word in die gemeente ontvang.

**AUGUSTUS 1986**

Die eerste twee vroue-diakens verkies en bevestig naamlik Annette Engelbrecht en H Minnaar.



***Mevv. Hannetjie Minnaar en Annette Engelbrecht.***

**NOVEMBER 1986**

Ds. D Z du Plessis aanvaar 'n beroep na Joachim Prinsloo. Kerkraad besluit om tweede standplaas vakant te laat tot tyd en wyl finansiële posisie verbeter het.

**FEBRUARIE 1987**

Besluit om ou orrel per tender te verkoop. Ebenhaeser vanjaar 50 jaar oud — besluit om dit feestelik te herdenk. Gedenkborde en bekers sal verkry word. Aan N H S V word toestemming verleen om ou konsistorie in kombuis te omskep.

**MAART 1987**

Die pos van 'n voltydse sekretariële beampte word goedgekeur. Skenking van 'n stukkie grond vir 'n versorgingsoord vir bejaardes word goedgekeur.

**APRIL 1987**

Kerkraad keur finansiële steun aan D Engelbrecht, wat besig is met teologiese studies, goed.

**JUNIE 1987**

Besluit word geneem om 50-jarige herdenking met November 1987 Nagmaal te laat saam val.



# PREDIKANTE VAN DIE GEMEENTE EBENHAESER SEDERT 1937

| | | | |
|---|---|---|---|
| 1. | Ds. W J Kemp | — | Kombinasie met Waterberg<br>Stigting 1937 — Junie 1946 |
| 2. | Ds. D B Snyman | — | Kombinasie met Waterberg<br>April 1948 — Augustus 1956 |
| 3. | Ds. F J Engelbrecht | — | Augustus 1956 — Julie 1964 |
| 4. | Ds. L A Nel | — | Augustus 1964 — Julie 1967 |
| 5. | Ds. F G J Loots | — | Desember 1967 — April 1972 |
| 6. | Ds. J P J Fourie | — | November 1973 — Februarie 1978 |
| 7. | Ds. L M P Swanepoel | — | November 1978, tot hede. |
| 8. | Ds. D Z du Plessis | — | (Tweede standplaas)<br>Januarie 1985 — November 1986 |



***Ds. W J Kemp***



***Ds. D B Snyman***



***Ds. F J Engelbrecht***



***Ds. L A Nel***



***Ds. & Mev. F G J Loots***



***Ds. & Mev. J P J Fourie***



***Ds. & Mev. L M P Swanepoel***



***Ds. D Z du Plessis***

# STIGTERLEDE



## STIGTERLEDE NOG IN LEWE EN BINNE DIE GEMEENTEGRENSE WOONAGTIG:

## C C HAKUM

Christina Catharina Hakum (gebore Van Staden) 'n stigterlid, is gebore op 23 Desember 1904 op Doornkom, distrik Waterberg. Hulle verhuis na die plaas Kromellemboog in die Ellisras omgewing in 1932. Tant Chrissie was getroud met Michael Hakum — hy is alreeds in 1944 oorlede.

Uit die huwelik is drie dogters gebore. Tant Chrissie se eerste ouderling was ouderling F Beyer. Daar was in die beginjare twee keer per jaar 'n buitediens op die plaas Johannesburg gehou wat gereeld deur haar bygewoon is.





## A J N KRUGER

Antonie Johannes Nicolaas Kruger, 'n stigterlid, is gebore op 14 Maart 1917 op Derdepoort.

Die familie verhuis na Ellisras in 1919 en vestig hulle op die plaas Schoongesig. Op twntigjarige ouderdom lê hy op Soutpan by ds. W J Kemp belydenis van geloof af. Ds Kemp het hom later ook in die huwelik bevestig en sy eerste kind gedoop. Oom Antoon is getroud met Magrieta Vermaak. Uit die huwelik is sewe kinders gebore: vyf seuns en twee dogters — almal het in Ebenhaeser lidmaat geword.

Oom Antoon was vir sewentien jaar ouderling van die wyk Nelsonskop maar moes weens swak gesondheid bedank.

# J J H PRETORIUS

Jacobus Johannes Hendrik Pretorius, 'n stigterlid van die gemeente Ebenhaeser, is gebore op 14 Junie 1909 op Sanddrift, distrik Waterberg. Die gesin verhuis gedurende 1921 na die plaas Grootfontein naby Ellisras.

Oom Koos is in 1933 getroud met Anna Elizabetha van Dyk wie oorlede is op 14 Junie 1986. Uit die huwelik is sewe kinders gebore: twee seuns en vyf dogters.

Oom Koos word in 1938 verkies tot Koster van die gemeente, 'n pos wat hy vandag nog beklee, met uitsondering van 'n onderbreking van vier jaar. Die gemeente spreek sy dank uit teenoor oom Koos vir die bekwame wyse waarop hy sake ordelik en vlot laat verloop, asook vir die versorging van die kerkterrein.



# C J BRITS

Cornelius Johannes Brits, 'n stigterlid van die gemeente Ebenhaeser, is gebore op 12 Mei 1910 in die Waterberg distrik.

Gedurende 1932 verhuis hy na Ellisras en vestig hom op sy plaas Grootfontein waar hy vandag nog woon. Oom Kerneels is in 1934 getroud met Catharina van Staden. Uit die huwelik is vier kinders gebore: drie dogters en een seun. Tant Catharina is in 1981 oorlede.

Oom Kerneels word met die stigting van Ebenhaeser in 1937 verkies tot diaken. Die wyk wat hy saam met ouderling A Nortje bedien het, het gestrek vanaf Ellisras tot by Stockpoort en vandaar tot aan die Palala. Huisbesoek het per kar en donkies of te perd geskied. Dit het hom ongeveer agt dae geneem om al die wykslede te besoek.



# J A VAN HEERDEN

Johanna Aletta van Heerden (gebore Sauer), 'n stigterlid, is gebore op 15 Maart 1914 in die Rustenburg distrik. Haar ouers verhuis gedurende 1928 na die plaas Enkeldraai in die Ellisrasomgewing.

Tant Johanna lê belydenis van geloof af te Soutpan by ds. J P van den Bergh, leraar van Waterberg gemeente.

Uit haar huwelik met Gert van Heerden (oorlede 1947) is een seun en drie dogters gebore. Haar eerste ouderling was ouderling H C Pretorius.



# H C PRETORIUS

Hermanus Christoffel Pretorius (P T v S seun) is gebore op 7 Maart 1916, te Geelhoutkop distrik Waterberg, was ook 'n stigterlid.

Oom Herman het in die omgewing van Ellisras grootgeword en te Nylstroom belydenis van geloof afgelê. Sy eerste ouderling was ouderling H C Pretorius en die diaken, sy vader, P T v S Pretorius.



# H J BREEDT

Hendrik Tjaart Breedt, is gebore op 27 Maart 1916 te Laersdrift in die Middelburg distrik.

In 1920 verhuis die gesin na die plaas Waterkloof. (Dit is waar die huidige kerkgebou staan.)

Oom Hendrik lê belydenis van geloof af op Soutpan by ds. W J Kemp saam met nog ander stigterlede.

Oom Hendrik is in 1938 getroud met Aletta Catharina Petronella Erasmus. Uit die huwelik is twee seuns en twee dogters gebore.

Oom Hendrik was vir 38 jaar onafgebroke kerkraadslid van die gemeente. Hy moes egter in 1986 om gesondheidsredes uittree.



# J J & C SAUER

John James Sauer 'n stigterlid, is gebore op 2 Mei 1916 in die Rooiberg omgewing.

Die familie het in 1928 na die Ellisrasomgewing verhuis en hulle op die plaas Enkeldraai gevestig, waar hy vandag nog woon. Oom John lê belydenis van geloof af te Soutpan by ds. W J Kemp.

Oom John is getroud met Cornelia Sauer (gebore Rossouw), nog 'n stigterlid, wat op 26 November 1919 in die Steenbokpanomgewing gebore is. Sy het saam met oom John belydenis van geloof afgelê. Hulle is in 1937 getroud. Uit die huwelik is vyf kinders gebore.



# H C PRETORIUS

Hermanus Christoffel Pretorius is op 30 Mei 1893 op die plaas Rietpoort in die distrik Waterberg gebore. Hy was een van die stigterlede van die gemeente Ebenhaeser.

Nadat die Pretorius-gesin na Ellisras verhuis het, word oom Herman as diaken vir die wyk Ellisras in die gemeente Waterberg verkies. Tydens die afstigting was hy ouderling en sy broer, P T van S Pretorius, was diaken in die wyk Ellisras.

Uit sy huwelik met Gerhardus Cornelius Nel (oorlede 1920) is twee seuns gebore. Hy is op 3 Februarie 1925 weer met Susanna Abigael Visser getroud. Uit hierdie huwelik is drie seuns en ses dogters gebore. Oom Herman is op 22 Januarie 1973 oorlede en tant Sannie op 16 September 1986.

In die gemeente Ebenhaeser het oom Herman en tant Sannie Pretorius diep spore getrap. As ouderling was oom Herman by verskeie geleenthede afgevaardigde na die Ring- en Algemene Kerkvergadering. Hy was ook vir baie jare "Katkisasiemeester" in die gemeente.

Ons bring hulde aan wyle oom Herman en tant Sannie.



# P B SWART

Pieter Barend Swart, alombekend as oom Piet, gebore op 29 Mei 1902, is tans die oudste lidmaat in die gemeente.

In 1946 vestig oom Piet en sy gesin hulle op die plaas Schaapplaas waar hy huidiglik nog woon.

Met hulle kerklike meelewing het oom Piet en tant Miemie onmiddellik by die gemeentelike aktiwiteite ingeskakel en is hy reeds in 1947 as sameroeper van die Basaarkomitee gekies.

Die volgende jaar word hy gekies as Skriba vir Registrasie, wat hy vir twee jaar behartig het. Kort daarna word hy gekies as Skriba van die gemeente, 'n amp wat hy vir elf jaar beklee het.

In 1949 word hy ook kassier van die gemeente, 'n amp wat hy vir die volgende veertien jaar sou beklee.

Vir een en twintig jaar dien hy ononderbroke as ouderling — by vier geleenthede as afgevaardigde na die Algemene Kerkvergadering. Vir 'n hele aantal jare tree hy op as Voorsitter van die Finansiëlekommissie en dien ook as lid van die Boukommissie vir die bou van die (wit) kerk en pastorie.

Die lewe van oom Piet Swart was tot op hede voorwaar 'n lewe gewy in diens van sy Here — 'n voorbeeld aan sy kinders en aan elke lidmaat in die gemeente Ebenhaeser.



# J L NORTJÉ

Jan Louis Nortjé is gebore op 12 September 1911. Hy kom in 1940 met sy familie na die Ellisras-omgewing. Kort na sy aankoms word hy verkies as diaken, en later tot ouderling. Hy dien op die kerkraad tot 1983. Tot op hede, die enigste lidmaat wat vir 40 jaar onafgebroke kerkraadslid in die gemeente was.

Oom Jan het die gemeente ook as Skriba gedien. Hy was ook een van die Boukommissielede wat in 1948 verkies is vir die bou van die kerk — een van twee oorlewende lede.

In die lewensgang van Jan Nortjé was daar ook die hartseer en terugslae. Die donkerste dae in sy lewe was toe twee van sy kinders en sy vrou, wyle tant Lettie, deur die dood weggeneem is. Dit is egter met groot dankbaarheid dat hierdie gemeente ook hulde bring aan Lettie Nortjé wat as ywerige en toegewyde gelowige in die gemeente Ebenhaeser alles gegee het vir die kerk van Jesus Christus. Sy was vir oom Jan 'n bron van krag wanneer hy sy kerkwerk moes doen.

Vandag is oom Jan en tant Matty, met wie hy in 1981 getroud is, nog steeds meelewende en toegewyde lidmate in die gemeente. Ons bede is dat hulle in die oudag die ryke seën van die Here sal ontvang.



Ons huldig alle ander lidmate wat saam met Herman Pretorius, Piet Swart en Jan Louis Nortjé diep spore in die gemeente Ebenhaeser getrap het.

Ons is dankbaar vir hulle wat vandag nog steeds gelowig in die gemeente arbei.

Ons weet en vertrou dat die Heer en Koning van die Kerk, Jesus Christus, gelowige arbeiders in sy wingerd sal voorsien vir die toekoms.

# DIE KERKRAAD 1987


Ds. L Swanepoel


S Pretorius


H Pretorius


K Prinsloo


P v Vuuren


H v d Westhuizen


T L Marais


T du Plessis


C Engelbrecht


B Botha


J Minnaar


H Viljoen


W v Aarde


P Nortjé


P Snyders


H Pretorius


B Grobbelaar


J Bezuidenhout


P Coetzer


W du Plessis


J du Preez


D Müller


J Pretorius


L Fourie


H Pretorius


H de Lange


S Nagel


J Esterhuizen


J van Staden


J Kruger


W Rossouw


A Alberts


G Dreyer


C Vosloo


J Pistorius


M Els


P Malherbe


S Bester


F Ferreira


H Weber


G Prinsloo


G Fouché


A Besseling


N Prinsloo


F A Kemp


O du Toit


C Botha


J v d Merwe


D v Zyl


H v d Merwe


J Pretorius


L Deysel


K Kühn


A Vermeulen


S de Kock


T Nortjé


I Fourie


H Minnaar


P v d Merwe


F Rossouw


J v Heerden


K Botha


H Steenekamp


H Pretorius


J Pretorius


J Korf


W Nortjé


J Koekemoer


R Hurn


E Joubert


M v d Wal


P Hildebrandt


N Oosthuizen


H Breedt


A Muller


H Lee




*B van Greunen*


*B van Rooyen*


*N van Rensburg*


*C Swart*


*A Snydert*


*F Pretorius*

## FEESKOMITEE

**Ds. L Swanepoel**
**Oudle. S Pretorius**
**P Nortjé**
**G Dreyer**
**K Prinsloo**
**J Pistorius**
**B Grobbelaar**
**Diak. J v d Merwe**
**N H S V Lede S Deysel**
**H Oosthuizen**
**H Pretorius**

# REDAKSIE GEDENKBLAD 1987


*K Prinsloo*

*H Pretorius*



*G Dreyer*

*P v Vuuren*


*J Bezuidenhout*


